WIKIPEDIA

# Aya Sophia

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

Die **Aya Sophia** of **Hagia Sophia** (Grieks: *Ἁγία Σοφία*, "Heilige Wysheid"; Latyn: *Sancta Sophia* of *Sancta Sapientia*; Turks: *Ayasofya*) is ’n eertydse Oosters-Ortodokse basilika, later ’n moskee en nou ’n museum in Istanboel, Turkye. Van sy inwyding in 360 tot in 1453 was dit ’n katedraal van Konstantinopel, behalwe tussen 1204 en 1261 toe dit ’n katedraal van die Latynse Ryk was. Die gebou was ’n moskee van 23 Mei 1453 tot in 1934, toe dit gesekulariseer is; dit het op 1 Februarie 1935 ’n museum geword.[1]

Dit is veral bekend vir sy enorme koepel en word beskou as die beste voorbeeld van die Bisantynse argitektuur. Dit het destyds die "geskiedenis van argitektuur verander".[2] Die Aya Sophia was byna duisend jaar lank die grootste katedraal in die wêreld, tot met die voltooiing van die Sevilla-katedraal in 1520.

Die kerk is ontwerp deur Isidore van Miletus, ’n fisikus, en Anthemius van Tralles, ’n wiskundige.[3] Dit het onder andere ’n groot versameling relieke gehuisves, asook ’n 15 meter hoë silwer-ikonestase (beeldewand).

In 1453 is Konstantinopel deur die Ottomaanse Turke verower en sultan Mehmet II het gelas dat die gebou ’n moskee word.[4] Die klokke, altaar, ikonestase en offervate is verwyder en baie van die mosaïekwerk is toegemessel. Die Islamitiese elemente soos die mihrab (gebedsnis), minbar (kansel) en vier minarette buite is tydens sy jare as moskee bygevoeg. Dit is in 1935 deur die Republiek van Turkye onder Mustafa Kemal Atatürk in 'n museum verander.

Dit was byna 500 jaar die hoofmoskee in Istanboel en het as model gedien vir baie latere Ottomaanse moskees soos die Blou en die Süleymaniye-moskee.

**Aya Sophia**



*Uitsig op die Aya Sophia vanaf Sultanahmet-plein.*

| | |
|---|---|
| **Ligging** | Istanboel, Turkye |
| **Voltooi** | 537 n.C. |
| **Status** | Bisantynse Christelike katedraal (537-1054)<br>Grieks-Ortodokse katedraal (1054-1204)<br>Rooms-Katolieke katedraal (1204-1261)<br>Grieks-Ortodokse katedraal (1261-1453)<br>Ottomaanse moskee (1453-1931)<br>Museum (1935-tans) |
| **Argitek(te )** | Isidore van Miletus<br>Anthemius van Tralles |
| | **Spesifikasies** |
| **Materiale** | Maatsteen, bakstene |
| **Styl** | Bisantyns |
| **Webtuiste** | https://muze.gen.tr/ (https://muze.gen.tr/muze-detay/ayasofya) |

## Inhoud



**Deel van**
**Historiese gebiede van Istanboel***

# Geskiedenis

## Christelike kerk


Deel van 'n restourasie-ontwerp.


Grondplan.

**Unesco-wêrelderfenisterrein**



| | |
|---|---|
| **Lande** | Turkye |
| **Tipe** | Kultureel |
| **Kriteria** | (i)(ii)(iii)(iv) |
| **Verwysings** | 356bis (http://whc.unesco.org/en/list/356bis) |
| **Streek**† | |
| **Inskripsiegeskiedenis** | |
| **Inskripsie** | 1985 (9de Sessie) |

* Naam soos dit in die Wêrelderfenislys verskyn. (http://whc.unesco.org/en/list)
† Streek soos deur Unesco geklassifiseer. (http://whc.unesco.org/en/list/?search=&search_by_country=&type=&media=&region=&order=region)

Die eerste twee kerke wat op die terrein gebou is, is albei in opstande verwoes. Op 23 Februarie 532 het keiser Justinianus I besluit om 'n veel groter basilika as die vorige twee daar te bou. Hy het die fisikus Isidore van Miletus en die wiskundige Anthemius van Tralles as argitekte gekies.

Die keiser het boumateriaal van so ver as Griekeland, Efese, Egipte en Sirië laat kom en meer as 10 000 mense is in diens geneem. Op 27 Desember 537 is die kerk luisterryk ingewy. Die mosaïekwerk binne is egter eers tydens die bewind van keiser Justinianus II (565–578) voltooi.

Aardbewings in Augustus 553 en Desember 557 het groot krake in die hoofkoepel veroorsaak. Die koepel het tydens 'n aardbewing op 7 Mei 558 heeltemal inmekaargesak en groot dele van die kerk verwoes. Die keiser het dadelik gelas dat dit gerestoureer word. Hy het Isidorus die Jongere, die nefie van Isidore van Miletus, aangestel om die werk te doen. Dié keer is ligter materiaal gebruik en die koepel is met 6,25 meter verhoog tot sy huidige 55,6 meter.[5] Die herstelwerk, wat die kerk sy huidige 6de-eeuse voorkoms gegee het, is in 562 voltooi.

Die basilika is daarna nog twee keer beskadig, eers in 'n groot brand in 859 en daarna in 'n aardbewing op 8 Januarie 869. Keiser Basilius I het gelas dat dit herstel word.

Toe die hoofkoepel in die groot aardbewing van 25 Oktober 989 verwoes is, het keiser Basilius II die Armeense argitek Trdat gevra om herstelwerk te doen.[6] Die werk het ses jaar geduur en die kerk is op 13 Mei 994 heropen.

Toe Konstantinopel tydens die Vierde Kruistog verower is, het die Latynse Christene die kerk geplunder en ontheilig. Baie relieke soos ’n klip van Jesus se graftombe, die Jesuskleed en bene van verskeie heiliges is na kerke in die Weste gestuur, waar dit nou in verskeie museums gesien kan word. Tydens die Latynse besetting van Konstantinopel (1204–1261) het die kerk gedien as ’n Rooms-Katolieke katedraal. Die Bisantyne het Konstantinopel in 1261 terugverower. Die kerk was toe in ’n haglike toestand en tydens die aardbewing van Oktober 1344 het verskeie dele daarvan op 19 Mei 1346 ingestort. Daarna was die kerk gesluit tot in 1354, toe die argitekte Astras en Peralta herstelwerk gedoen het.

## Moskee


Die Aya Sophia in 1880.

Net nadat die Turke Konstantinopel in 1453 verower het, is die Aya Sophia in ’n moskee verander.[4] Teen dié tyd was die kerk baie vervalle. Sultan Mehmet II het gelas dat dit dadelik herstel word. Tydens die bewind van sultan Selim II (1566–1577) het die gebou weer tekens van verval begin toon en is dit aansienlik versterk.[7] Nog twee minarette is ook by die eerste twee gevoeg.

Sultan Mahmoed I het in 1739 gelas dat die gebou gerestoureer word en verskeie geboue soos ’n sopkombuis, skool en biblioteek is bygevoeg. So is die moskee in ’n sosiale kompleks verander.

Die beroemdste restourasie is deur sultan Abdülmecid I gelas en tussen 1847 en 1849 deur 800 werkers gedoen onder toesig van die Switsers-Italiaanse argitekbroers Gaspare en Giuseppe Fossati. Pilare is reguit gemaak, versiering binne en buite is verander, die mosaïekwerk skoongemaak en die kandelare vervang. Groot ronde skywe is aangebring met die name van Allah, die profeet Mohammed en ander. In 1850 het die argitek nog geboue bygevoeg en die minarette is verander sodat hulle ewe hoog is.


Restourasiewerk in die 20ste eeu.

Toe die restourasiewerk klaar was, is die moskee op 13 Julie 1849 luisterryk heropen.

## Museum


Die Keiserlike Poort.

In 1935 het die stigter van die Republiek van Turkye en destydse president, Mustafa Kemal Atatürk, die gebou in ’n museum laat verander. Die matte is verwyder en die marmerversierings op die vloer kon vir die eerste keer in eeue weer gesien word. Die sement waarmee Christelike mosaïekwerk toegepleister is, is ook versigtig deur kundiges verwyder .

## 20ste-eeuse restourasie

Talle mosaïekwerke is in die 1930's deur kenners ontbloot. Vanweë die gebou se lang geskiedenis as kerk en moskee, het die restoureerders ’n moeilike taak gehad. Die Christelike ikone word geleidelik ontbloot, maar om dit te kan doen, word belangrike Islamitiese kunswerke vernietig. ’n Fyn balans tussen Christelike en Islamitiese kulture moet dus gehandhaaf

word. Daar is groot omstredenheid oor die kwessie of die Islamitiese kalligrafie teen die koepel verwyder moet word om die mosaïekwerk van Christus daaronder te ontbloot (indien die mosaïek nog bestaan).


’n Mosaïekwerk met Christus.

## Polemiek oor die status

Atatürk het gelas dat die gebou ’n museum word en enige vorm van aanbidding is steeds onwettig.[8] In 2007 het die Amerikaanse sakeman en politikus Chris Spirou egter die beweging "Free Hagia Sophia Council" begin om die gebou weer as moskee erken te kry.[9]

Op 1 Julie 2016 is Moslemgebede vir die eerste keer in 85 jaar in die Aya Sophia gehou.[10]

Op 13 Mei 2017 het ’n groot groep mense, wat deur die Anatoliese Jeugvereniging (AGD) georganiseer is, voor die Aya Sophia vergader, die oggendgebed gebid en ’n beroep gedoen dat die museum weer ’n moskee word.[11] Op 21 Junie 2017 het die Presidensie van Godsdienstige Sake (Diyanet) ’n spesiale program georganiseer wat voordrag uit die Koran en gebede in die Aya Sofia ingesluit het ter herdenking van die Laylat al-Qadr. Die program is op die staatstelevisie uitgesaai.[12]

Op 31 Maart 2018 het die Turkse president, Recep Tayyip Erdoğan, die eerste vers van die Koran in die Aya Sophia voorgedra en ’n gebed opgedra aan die "siele van almal wat hierdie werk aan ons nagelaat het, veral Istanboel se veroweraar". Daarmee het hy die politieke beweging om die Aya Sophia weer ’n moskee te maak, versterk; dit sal Atatürk se maatreël om dit ’n sekulêre museum te maak, omkeer.[13]

In Maart 2019 het Erdoğan gesê hy sal die museum se status in dié van ’n moskee verander[14] en dat dit ’n "baie groot fout" was om dit in ’n museum te omskep.[15] Omdat dit ’n Unesco-wêrelderfenisgebied is, sal Unesco se Wêrelderfeniskomitee dié verandering moet goedkeur.[16]

## Verwysings


1. Magdalino, Paul, en ander, "Istanbul: Buildings, Hagia Sophia" in Grove Art Online. Oxford Art Online. http://www.oxfordartonline.com. URL besoek op 28 Februarie 2010.
2. Simons, Marlise. "Center of Ottoman Power" (http://www.nytimes.com/1993/08/22/travel/center-of-ottoman-power.html). *New York Times* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200430062636/https://www.nytimes.com/1993/08/22/travel/center-of-ottoman-power.html) vanaf die oorspronklike op 30 April 2020. Besoek op 4 Junie 2009.
3. Kleiner, Fred S.; Mamiya, Christin J. (2008). *Gardner's Art Through the Ages: volume I, hoofstukke 1-18* (12de uitg.). Mason, OH: Wadsworth. p. 329. ISBN 0-495-46740-5.
4. http://archnet.org/library/sites/one-site.jsp?site_id=2966
5. Emporis: Haghia Sophia (http://www.emporis.com/en/wm/bu/?id=haghiasophia-istanbul-turkey)
6. Jones, Lynn (2007). *Between Islam and Byzantium, Agh'tamar and the Visual Construction of Medieval Armenian Rulership*. Burlington, VT.: Ashgate. p. 98. ISBN 0-7546-3852-9.
7. Mungan, I. (2004). *Hagia Sophia and Mimar Sinan* (http://books.google.be/books?hl=nl&lr=&id=6j5nuvAd44QC&oi=fnd&pg=PA383&dq=Sinan+earthquake+%22Hagia+Sophia%22&ots=HFASNZ8r-P&sig=zS-hO7E6RtwfhN55LGn6uIpRIE0#PPA383,M1). Mungan & Wittek (eds); Taylor & Francis Group, Londen. pp. 383–384. ISBN 90 5809 642 4.
8. http://www.istanbul.gov.tr/Default.aspx?pid=343
9. Free Agia Sophia Council of America (http://www.freeagiasophia.org/)
10. "First call to prayer inside Istanbul's Hagia Sophia in 85 years" (http://www.hurriyetdailynews.com/first-call-to-prayer-inside-istanbuls-h

agia-sophia-in-85-years.aspx?pageID=238&nID=101161&NewsCatID=341). *Hürriyet*.

11. "Muslim group prays in front of Hagia Sophia to demand re-conversion into mosque" (http://www.hurriyetdailynews.com/muslim-group-prays-in-front-of-hagia-sophia-to-demand-re-conversion-into-mosque.aspx?pageID=238&nID=113064&NewsCatID=341). *Hürriyet*.
12. "Turkey rejects Greek criticism of Hagia Sophia prayers" (http://www.hurriyetdailynews.com/turkey-rejects-greek-criticism-of-hagia-sophia-prayers.aspx?pageID=238&nID=114671&NewsCatID=341). *Hürriyet*.
13. Turkish President Erdoğan recites Islamic prayer at the Hagia Sophia (http://www.hurriyetdailynews.com/turkish-president-erdogan-recites-islamic-prayer-at-the-hagia-sophia-129594) Hürriyet.
14. "Hagia Sophia's status to be changed to mosque: Erdoğan" (http://www.hurriyetdailynews.com/hagia-sophias-status-to-be-changed-to-mosque-erdogan-142230). *Hürriyet* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190911185645/http://www.hurriyetdailynews.com:80/hagia-sophias-status-to-be-changed-to-mosque-erdogan-142230) vanaf die oorspronklike op 11 September 2019.
15. "Hagia Sophia: Controversy as Erdogan says museum and former cathedral will become a mosque" (https://www.euronews.com/2019/03/28/hagia-sophia-controversy-as-erdogan-says-museum-and-former-cathedral-will-become-a-mosque). *Euronews* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200608110320/https://www.euronews.com/2019/03/28/hagia-sophia-controversy-as-erdogan-says-museum-and-former-cathedral-will-become-a-mosque) vanaf die oorspronklike op 8 Junie 2020.
16. "UNESCO "halts" Erdogan's plans to turn the Hagia Sophia into Mosque" (https://dailyhellas.com/2019/03/27/unesco-halts-erdogans-plans-to-turn-the-hagia-sophia-into-mosque/). *Daily Hellas* (in Engels). 27 Maart 2019. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200406134721/https://dailyhellas.com/2019/03/27/unesco-halts-erdogans-plans-to-turn-the-hagia-sophia-into-mosque/) vanaf die oorspronklike op 6 April 2020. Besoek op 10 April 2019.

## Bronne

- Mainstone, Rowland J. (1997). *Hagia Sophia: Architecture, Structure, and Liturgy of Justinian's Great Church (herdrukte weergawe)*. W W Norton & Co Inc. ISBN 0-500-27945-4..
- Hagia Sophia Church (http://www.islamicarchitecture.org/architecture/monuments/hagia.sophia.html), also known as Church of Holy Wisdom.
- Turner, J., *Grove Dictionary of Art*, Oxford University Press, USA; nuwe uitgawe (2 Januaryie 1996); ISBN 0-19-517068-7

## Verdere leesstof

- Joseph D. Alchermes: *Art and Architecture in the Age of Justinian*, in: Michael Maas (Ed.): *The Cambridge Companion to the Age of Justinian*. Cambridge 2005, pg. 343–375.
- Balfour, John Patrick Douglas (1972). *Hagia Sophia*. W.W. Norton & Company. ISBN 978-0-88225-014-4.
- Cimok, Fatih (2004). *Hagia Sophia*. Milet Publishing Ltd. ISBN 978-9757199618.
- Kahler, Heinz (1967). *Haghia Sophia*. Praeger. ASIN B0008C47EA.
- Kinross, Lord (1972). *Hagia Sophia, Wonders of Man*. Newsweek. ASIN B000K5QN9W.
- Kleinbauer, W. Eugene; White, Anthony (2007). *Hagia Sophia*. Londen: Scala Publishers. ISBN 978-1-85759-308-2.
- Krautheimer, Richard (1984). *Early Christian and Byzantine Architecture*. New Haven, CT: Yale University Press. ISBN 978-0-300-05294-7.
- Mainstone, R. J. (1997). *Hagia Sophia: Architecture, Structure, and Liturgy of Justinian's Great Church*. Londen: Thames & Hudson. ISBN 978-0-500-27945-8.
- Mango, Cyril; Ertuğ, Ahmed (1997). *Hagia Sophia. A vision for empires*. Istanboel.

- Yucel, Erdem (2005). *Hagia Sophia*. Scala Publishers. ISBN 978-1-85759-250-4.
- *Hagia Sophia from the Age of Justinian to the Present*. Princeton Architectural. 1992. ISBN 978-1-878271-11-2.


# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Aya Sophia.
- Turkish Ministry of Culture and Tourism | Virtuele toer van die Aya Sophia (http://www.kultur.gov.tr/tr/ayasofya/ayasofya.htm)
- Geskiedenis en inligting (http://www.hagia-sophia.net/).
- Geskiedenis en foto's (http://www.diatheke.org/AgiaSofia/index.php)
- Hierdie artikel is vertaal uit die Engelse Wikipedia


v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Bakens_van_Istanboel&action=edit) **Belangrikste bakens van Istanboel**

Aya Sophia · Beyazıt-toring · Blou Moskee · Bosporus · Bosporus-brug · Dolmabahçe-paleis · Fatih Sultan Mehmet-brug · Galata-toring · Goue Horing · Groot Basaar · Hippodroom van Konstantinopel · Maagdetoring · Mure van Konstantinopel · Nuwe Moskee · Prinse-eilande · See van Marmara · Süleymaniye-moskee · Taksim-plein · Topkapı-paleis


| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNE: XX185708 (http://catalogo.bne.es/uhtbin/authoritybrowse.cgi?action=display&authority_id=XX185708) · BNF: cb119462371 (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb119462371) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb119462371) · GND: 4096339-1 (https://d-nb.info/gnd/4096339-1) · ISNI: 0000 0001 2153 2741 (http://isni.org/isni/0000000121532741) · LCCN: n79058868 (https://id.loc.gov/authorities/names/n79058868) · NKC: kn20020322386 (https://aleph.nkp.cz/F/?func=find-c&local_base=aut&ccl_term=ica=kn20020322386&CON_LNG=ENG) · NLG: 56004 (https://catalogue.nlg.gr/Authority/Record?id=au.56004) · NLI: 000013687 (http://uli.nli.org.il/F/?func=direct&doc_number=000013687&local_base=nlx10) · NSK: 000587100 (http://katalog.nsk.hr/F/?func=direct&doc_number=000587100&local_base=nsk10) · SUDOC: 027416232 (https://www.idref.fr/027416232) · TDVİA: ayasofya (https://islamansiklopedisi.org.tr/ayasofya) · VIAF: 127136890 (https://viaf.org/viaf/127136890) · WorldCat Identities: lccn-n79058868 (https://www.worldcat.org/identities/lccn-n79058868) |